# Almal wat dors het, kom geniet

484



Al - mal wat dors het, kom ge - niet



die groot - ste guns - be - wys;



neem wat die He - re gee, ver - niet



kom koop dit son - der prys;



God gee jul wa - ter, wyn en melk



Hy gee dit as ge - skenk.

1 2 3 4 5

X Lied

2

Waarom betaal en waarom werk
en dit nie eens vir brood?
Luister met aandag, en Ek breek
vir jul die lewenswoord.
My liefde, goddelik en trou,
sal jul herstel en bou.

3

**Vra na sy wil; kom soek die Heer,**
**terwyl Hy Hom laat vind.**
**Ontdek Hy maak, genadig weer,**
**die sondaar tot sy kind.**
**Wie hul bekeer, dié word vergeef;**
**die Here laat hul leef.**

4

Hy maak die doringbos sipres;
die distel mirtestruik.
Wie sleg is, maak Hy nuut - 'n mens
wat Hy met vrug gebruik.
Hy gee hul vreugde, vastigheid -
nou, en ewigheid.

5

Soos wat die wolke kom met reën -
- op aarde lewe giet,
so kom die woord van God met seën
dit doen wat Hy gebied.
Dit bly 'n teken tot sy eer -
- die Here, Hy is Héér!